# SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 15 NOVEMBER 2020

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE FINALE BEEN VAN DIE 2020 WOENSDAG 80 M KLUB NAELLOOP OP 18 NOVEMBER 2020

DIE SARL NEWBIE QSO-PARTYTJIE VERSKUIF NA 19 DESEMBER

en

DIE DXCC-PROGRAM WERK AL 75 JAAR

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin die bulletin vanoggend met die nuus van vier stil sleutels

Thomas Wilm, ZS2BBG / DF1OC is onverwags op 15 Oktober 2020 oorlede. Thomas het in die 1990's uit Duitsland gekom om in Suid-Afrika te woon en het in 1996 die roepsein ZS2BBG ontvang, hy was ‘n lid van PEARS. Sy werk en ander persoonlike verpligtinge het hom daarvan weerhou om meer aktief te wees, en hy was van plan om na die aftrede van die radio-aktiwiteite te hervat, wat oor enkele jare sou plaasvind.

Die sleutel van Gert Roux, ZS6AYU, het op 7 November 2020 op 84-jarige ouderdom stil geword na 'n lang stryd met longkanker. Hy was 'n hoogs bekwame GG-operateur en het veral mini-DXpedisies na Suid-Afrika se bure geniet en dit het baie DXers as 3DA0GF, V5 / ZS6AYU, 9J2GR, Z21GF, C91GR of A25GF vreugde verskaf. Ons innige meegevoel met sy familie en vriende.

'n Reus in die veld van die lae band DXing en kompetisies, John Devoldere, ON4UN van Merelbeke, België, is op 9 November oorlede. Hy was 79 en het swak gesondheid gehad. John was die skrywer van die gewilde boek ON4UN's Low Band DXing, asook ander boeke, insluitend Etiek and Werksprosedure vir die Radio Amateur, wat hy saam met Mark Demeuleneere, ON4WW, geskryf het.

Die SARL het met innige spyt verneem dat die sleutel van Fritz Sutherland, ZS6SF, stil geword het. Fritz is op 11 November oorlede na 'n ope hartoperasie. 'n Gedenkdiens word op Woensdag 18 November 2020 om 14:00 in die NG kerk

Waterkloofrif, Pretoria, gehou. Fritz was 'n groot voorstander van amateur radio. Hy het op die SARL Raad gedien as sekretaris en het die organisasie as president in 2015/2016 gelei. Hy was redakteur van Radio ZS tot 2003. Hy was 'n lid van die Pretoriase Amateurradioklub en het in hul komitee gedien. Hy sal gemis word. Aan Elsa en sy gesin betuig ons innige meegevoel.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

DIE FINALE BEEN VAN DIE 2020 WOENSDAG 80 M KLUB NAELLOOP OP 18 NOVEMBER 2020

Die sesde Woensdag 80 m Klub Naelloop vind op Woensdag 18 November 2020 van 17:00 tot 18:00 UTC plaas met foon- en GG aktiwiteite. Die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag en jou ruit vierkant. Jy verdien 2 punte vir elke QSO en 2 punte vir elke nuwe ruit vierkant wat gewerk word. Dien jou logstaat in teen 23:59 SAT op Sondag 22 November 2020 per e-pos aan zs4bfn@mweb.co.za. Blaai na bladsy 64 van die 2020 Blou Boek vir die reëls.

MOSIES EN NOMINASIES VIR DIE 2021 SARL NASIONALE KONVENSIE

Lede word uitgenooi om mosies vir bespreking by die 2021 AJV 2021 in te dien, om hul mede radio amateurs vir SARL-toekennings en trofeë aan te wys en om minstens vyf radio amateurs te benoem om vir die volgende twee jaar op die Raad te dien. Die tersaaklike dokumente is op die Liga-webwerf beskikbaar. Volg die skakel vanaf die voorblad.

Lede word ook uitgenooi om voorstelle vir Referate vir die SARL-simposium in 2021 op 16 April 2021 in te dien. Stuur jou voorstelle na secretary@sarl.org.za. Die sluitingsdatum vir alle mosies en nominasies is Sondag 31 Januarie 2021.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

DIE SARL NEWBIE QSO-PARTYTJIE VERSKUIF NA 19 DESEMBER

Die Bo-Karoo ARK in oorleg met die Kompetisiebestuurder het besluit om die SARL Newbie QSO Partytjie van Saterdag 21 November na Saterdag 19 Desember te skuif. Die Oktober RAE word op Saterdag 5 Desember geskryf, die kandidate behoort binne tien dae hul uitslae te ontvang en dan aan hul eerste kompetisie te kan deelneem.

Toon jou ondersteuning aan die RAE-kandidate deur hulle kontakte te gee vir die HF-assesserings wat oor naweke plaasvind.

DIE DXCC-PROGRAM WERK AL 75 JAAR

Die oorspronklike DXCC-lys is in 1937 gepubliseer. Die Tweede Wêreldoorlog het die DXCC-aktiwiteit onderbreek en die program het weer in 1947 aan die gang gekom. Daar is besluit dat alle kontakte vanaf 15 November 1945, die datum waarop die FCC Amerikaanse amateurs op die lug toegelaat het, geldig

sou wees vir die DXCC-program. Vandag, 15 November 2020, gaan die DXCC-program steeds sterk!

KOMPETISIE NUUS

Ses en dertig logstate is ontvang vir die vyfde SARL 95 40 m Klub Naelloop wat op 31 Oktober gehou is.

1ste Wesrand ARK - 1 688 punte (28 logstate)

2de die Hibiskus ARK - 152 punte (4 logstate)

3de PEARS - 50 punte (1 logstaat)

Na die vyf naellope

1ste Wesrand ARK - 5 390 punte

2de die Bo-Karoo ARK - 1 348 punte

3de die Hibiskus ARK - 798 punte

4de die Boland ARK - 754 punte

Die individuele tellings

1ste Karin, ZS6MMA - 130 punte

2de Kobus, ZS6BOS - 120 punte

3de Simone, ZS6SIM - 100 punte

HF Happenings 926 bevat al die uitslae.

KLUB NUUS

Die Boland ARK hou hul kwartaallikse vergadering op Saterdag 5 Desember by die Wamakersvallei Voortrekkers in Wellington. Dit sal ook die Klub se AJV wees.

Die Pretoriase Amateurradioklub het op 31 Oktober sy Algemene Jaar vergadering gehou waartydens die komiteelede vir die volgende termyn verkies is. Tydens die eerste komitee vergadering, wat op 12 November gehou is, is die portefeuljes gefinaliseer:

Voorsitter, lidmaatskap, herhalers en tydrenne: Johan de Bruyn, ZS6JHB

Ondervoorsitter, Watts Nuusbrief, Bulletins, OKOSA en SARL skakeling: Louis de Wet, ZS6SK

Tesourier, webwerf en OKOSA-skakeling: Graham Reid, ZS6GJR

Sekretaris, SARL-bulletins en sosiaal: Irene Myburgh, ZS6IEA

Kompetisies en finansies: Albert Schreuder, ZS6SE

Gekoöpteerde lede:

Snuffelmarkte en SARL bulletins: Almero DuPisani, ZS6LDP

Ruil winkel en SARL bulletins: Hans Kappetijn, ZS6KR

RAE-opleiding en tegnies: John Minter, ZS6LED

Kompetisies, bulletins en gemeenskap uitreik: Gerrie Leonard, ZS6GTK

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar twee sonvlekke met eenvoudige magnetiese samestellings sigbaar wat die bron van C-klas sonfakkels kan wees. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van veertien vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laat middag goeie DX openinge op die 12 tot 30 m bande verwag. 10 m kan ook aangenaam verras. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke (raadpleeg die organiseerders of die geleentheid nog op die kalender is):

18 November - die SARL Woensdag 80 m Klub Naelloop en die sluitingsdatum vir kommentaar op die 2021 Blou Boek

28 November - die Wesrand Snuffelmark en die jaareind funksie van die Kaapstadse Amateurradiosentrum

28 en 29 November - die CQ WW DX GG kompetisie

1 Desember - die begin van die YOTA-maand

5 Desember - die Desember RAE, die Boland ARK-vergadering en die SARL 95 40 m Klub Naelloop

12 en 13 Desember - die ARRL 10 m kompetisie

19 Desember - die SARL Newbie QSO Partytjie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die sesde Woensdag 80 m Klub Naelloop vind op Woensdag 18 November 2020 van 17:00 tot 18:00 UTC plaas met foon- en GG aktiwiteite. Die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag en jou ruit vierkant.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en

verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy, ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ....................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.